SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 5 MEI 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

BOODSKAP VAN DIE NUWE SARL-PRESIDENT

MARC SHUTTLEWORTH HET AMATEURS EN SKOLE GAANDE

UITSLAE VAN DIE 2002 SARL HF VELDDAGKOMPETISIE

AMATEURS EN MOTERSPORT

BRING 'N BESOEK AAN SCOPEX

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur voor 18:00 op Donderdae. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

BOODSKAP VAN DIE NUWE SARL-PRESIDENT

Dit ons plesier om die intreeboodskap van die nuutverkose President, Sid Tyler, ZS6AYC, van die Suid-Afrikaanse Radioliga, wat hy tydens die dinee op Saterdagaand 20 April gelewer het, weer te gee vir alamal wat nie teenwoordig kon wees nie:

"Vir my is dit beide 'n voorreg sowel as 'n plesier om in hierdie posisie te wees waar ek beide amateurradio sowel as die Suid- Afrikaanse Radioliga kan verteenwoordig. Ek is ook trots daarop om 'n lid van die SARL te wees. Ek bedank die lede en my mederaadslede vir die vertroue wat hulle betoon het. Ek sal my uiterste bes doen vir die Suid-Afrikaanse Radioliga en natuurlik vir amateurradio in die algemeen.

My dank gaan ook aan die uittredende President, Hans Potgieter ZS6ALJ, vir al die werk wat hy gedoen het en die resultate wat hy behaal het tydens sy dienstermyn. Hy het, saam met die Raad, 'n platform gebou waarop ons die

toekoms van amateurradio kan bou.
Dankie ook aan die eggenotes en families van die raadslede vir hul ondersteuning aan die mans op die SARL Raad.

Teen hierdie tyd het almal reeds gehoor van die revolusionêre begroting wat deur die AJV goedgekeur is. Soos duidelik in die AJV gestel is maak die werkbaarheid van hierdie begroting staat op 'n styging in die ledetal van die SARL. Ek vra alle SARL-lede, maar veral die klubvoorsitters en hulle komitees om hiermee te help. Die vereiste styging in ledetal kan nie deur raadslede alleen bewerkstellig word nie, hulle is by verre te min. Hierdie is belangrik aangesien daar 'n risiko-element in die begroting teenwoordig is  ons hou die toekoms van amateurradio in ons hande.
Ons is uitgedaag om te verseker dat die Suid-Afrikaanse Radioliga 'n trotse organisasie bly en dat amateurradio 'n lewensvatbare stokperdjie bly. Ek glo dat dit gedoen kan word indien ons saamwerk.

## MARC SHUTTLEWORTH HET AMATEURS EN SKOLE GAANDE

Te danke aan die inisiatief van die Oakdale Amateurradioklub is 'n spesiale roepsein, ZSRSA, deur OKOSA aan Marc Shuttleworth uitgereik enkele dae voordat hy die ruimte ingeskiet is, en die organisering wat wêreldwyd deur ARISS gedoen is, het radioamateurs en skole 'n opwindende week beleef.

Shuttleworth het vier ARISS skoolkontakte voltooi, die eerste, en ook die eerste ARISS-kontak met 'n skool in Afrika, waarvan op 29 April met Bishops College  sy alma mater  was.

"Ek leef in my eie droom hier," het die 28-jarige Shuttleworth aan die studente van Bishops gesê. "Dit is nodig dat ons aan ons toekoms dink en oor 'n beter toekoms droom, en ek hoop dat hierdie projek  die verwesenliking van 'n droom  verskeie ander mense sal inspireer om hulle drome op te volg."

Shuttleworth het Woensdagmiddag verskeie Suid-Afrikaanse amateurs opgewonde gehad toe hy tydens 'n verbyvlug oor Suidelike Afrika hul roepseine bevestig het. Daar mag meer wees, maar ons is bewus dat die volgende roepseine bevestig is: ZS6BTD, ZS6JON, ZR6AGA, ZS1DFR, ZS6GPM, ZS6TW, ZR6HPJ, ZS6IIX en ZS6NE.

Die skoolkontakte behels 'n groot organisasie en ko-ordinasie.
Worldcom voorsien 'n kostelose verbinding tussen amateurs versprei oor die aarde wat aan die ARISS-projek deelneem, aan die betrokke skool, in hierdie geval 'n Suid-Afrikaanse skool en ook aan 'n amateur in hierdie land, hierdie keer Gerald Klatzko, ZS6BTD, wat dan aan 'n lokale konferensienet koppel. Ander amateurs deur die land sit dan weer die program deur herhalers op die lug. Die betrokke amateurs was: Louis de Bruyn, Dave Reece, Marten du Preez, Garnett Gould, Bruce Taylor en Gerald Klatzko. Ons dank en waardering gaan aan al hierdie stasies wat baie van hulle tyd, moeite en toerusting beskikbaar stel vir sulke verrigtinge.

## UITSLAE VAN DIE 2002 SARL HF VELDDAGKOMPETISIE

Na die 2002 SARL HF Velddag het die wedstrydkomitee elf logstate ontvang, wat bestaan het uit twee logs vir enkeloperateurstasies, agt multi-operateurstasies asook een kontrolelog. Die komitee het bepaal dat daar nog twee logs vir multi-operateurs en drie logs vir enkeloperateurs ingedien kon word. Die uitslae vir 2002 is as volg:

Enkeloperateur Draagbaar:

1ste Andrew ZS1AN/P 1077 punte; 2de Gary ZS5NK/P 152 punte;

Multi-operateur Draagbaar:

1ste ZS6XT/P4 (Pieter ZS6XT en Tjaart ZS6KW) 2261 punte; 2de ZS1CT/P Kaapstad ARS 1132 punte; 3de ZS1OAR/P Overberg ARK 762 punte; 4de ZS5HAC/P Hibiscuskus ARK 744 punte; 5de ZS5D/P Durban ARK 681 punte; 6de ZS4BFN/P Bloemfontein ARK 642 punte; 7de ZS1BAK/P Boland ARK 618 punte; 8ste ZS6SRC/P Secunda ARC 454 punte.s

'n Kontrolelog is vanaf Rob ZS6RAP ontvang.

Die komitee herinner deelnemers dat dit belangrik is om die westrydreëls, sowel as die algemene reëls vir wedstryde sorgvuldig te lees. Van die logs is ontvang sonder opsommingsblaaie en geen puntetellings.

Baie dankie aan alle deelnemers.

AMATEURS EN MOTERSPORT

Suid Afrika se enigste internasionale tydren, die Total tydren van Suid-Afrika, met 330 km se sneltrajekte onder leiding van Diether Kok die roetefiskaal en sy komitee het pas ten einde geloop. Dit was ook die tweede been van die Afrika-kampioenskap waar Pretorianers, Schalk Burger en Piet Swanepoel laasjaar die wenners was.

Nege-en-vyftig deelnemers, insluitende sewe buitelanders het Vrydagoggend by die Zwartkoprenbaan net buite Pretoria weggespring om op Badplaas te oornag om dan weereens Saterdagmiddag daar te eindig.

Negentien lede van die Pretoria Amateurradioklub het kommunikasie verskaf vir die veiligheid en beheer van die tydren en het gebruik gemaak van hulle herhalers te Pretoria en Witbank asook die klub se mobiele herhaler wat in die ooste naby Swaziland opgestel was. Die terein was moeilik, veral omdat Badplaas in 'n kom lê en alles was dus nie net 2 m FM nie - daar moes tydens vier trajekte van HF gebruik gemaak word. Vrydag se twee beheerpunte te Pretoria en Badplaas was ook met 'n HF-skakel verbind. Moeilik ja, maar dit is ook lekker as 'n mens jou vaardighede in die praktyk kan toepas!

Die Pretoria Amateurradioklub betuig sy dank aan klubs wat goedgunstiglik hulle herhalers beskikbaar gestel het en ook aan hulle lede wat die besetting verdra het.

Ons bedank en wens die Pretoria Amateurradioklub geluk met die uitstekende diens wat hulle weereens aan die organiseerders, deelnemers, toeskouers en almal wat met die tydren te doen gehad het verskaf het. Hierdie is altyd 'n uitstekende geleentheid vir die deelnemende amateurs om hul bedieningsvaardighede asook hul paraatheid vir noodgevalle op te knap.

Welgedaan Pretoria ARK!

SCOPEX DIE TELESKOOP EN ASTRONOMIESE VERENIGING SE UITSTALLING

Die Johannesburgse sentrum van die Astronomiese Vereniging van Suid- Afrika en die Alberton Amateurradioklub nooi jonk en oud na hul Teleskoop en Astronomiese Uitstalling, genoem: SCOPEX. PLEK: SA Militêre Historiese Museum (Oorlogsmuseum); 22 Erlswoldweg, Saxonwold - langsaan die dieretuin; Toegangsgelde: R5 vir volwassenes, R2 vir kinders en R3 vir seniors; Datum Saterdag 18 Mai 2002 for more information you can phone 082 461 2819, Koos; 'n Volledige agenda en program vir die dag sal in volgende week se bulletin wees, hou asb hierdie datum oop. Sarlnuus het na die program geloer en dit lyk sekerlik baie interessant en leersaam en 'n besoek sal beslis nie tydvermorsend wees nie.

SARLNUUS WEER TUIS

Met die vervanging van hardeware en die laai van programme die afgelope week, is Sarlnuus weer op dreef by die tuiste van George, ZS6NE, die huidige nuussamesteller. Daar is egter nog een probleem nl dat die op-datum adreslys van intekenare met die oorspronklike probleem verlore gegaan het en die een wat tans gebruik word nie op datum is nie. Daar is ongelukkig geen manier om die lys weer volledig op datum te bring anders as om te wag totdat vroeëre intekenare kla en vra om weer op die lys geplaas te word nie.
Sarlnuus vra verskoning vir hierdie situasie en sal poog om so 'n situasie in die toekoms so ver as moontlik te verhoed.

Indien huidige intekenare van vorige intekenare weet wat nognie weer die bulletin ontvang nie, sal dit waardeer word indien hulle sulke persone van die situasie sal verwittig en hulle vra dat hulle Sarlnuus e-pos met 'n versoek om weer op die adreslys geplaas te word. Baie dankie vir u samewerking.

Groot dank gaan ook aan Fritz, ZS6ASF, by wie se tuiste die bulletin die afgelope tyd saamgestel en waarvandaan dit uitgestuur is en vir al sy werk daarmee.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en in die Pretoriagebied op 145,750 MHz te

luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX